476

# 'n Vaste burg is onse God

'n Vas - te burg is on - se God,

ons skuil in Hom, die ster - ke.

Hy is 'n ves - ting in die nood

vir e - wig staan sy wer - ke.

1 1b 2 3 4

X Lied :

1(b)

476

Al kom die Bo - se aan

in sy oor - win - naars-waan,

ons weet by al sy lis,

sy lot is reeds be - slis

God self stel aan hom per - ke.

1 1b 2 3 4

X Lied :

2

Gord ons met eie krag ons aan
dan is die stryd verlore.
Oorwinning is alreeds behaal
deur Een daartoe verkore.
Vra u sy Naam, so weet
dat Hy die Christus heet;
gaan Hy voor in gevaar,
Heer van sy leërskaar,
nooit is die stryd verlore!

3

Al storm hul ook van elke kant,
die hel se leërmagte,
die Een wat sterker is, hou stand,
Hy sterk ons swakke kragte.
Al veg hy met sy lis,
die vors van duisternis,
ons vrees geen dood of hel;
sy vonnis is gevel,
ons is sy val te wagte.

4

God hou sy woord altyd in stand,
geen mag kan dit laat wyk nie.
Hy hou ons veilig in sy hand,
sy trou sal nooit beswyk nie.
Al eis die Bose dan
hier alles wat hy kan,
dit bring hom geen gewin
ons gaan die hemel in,
hy roof ons nooit Gods ryk nie.